# Middelpunt van ons verlange

Mid - del - punt van ons ver - lan - ge,
U bring rus in ons ge - moed!
Je - sus, met ons dank - ge - san - ge
loof ons steeds u lief - de - gloed!

1(b)

Op ons diep - be - dor - we aar - de

het U, Hei - land, neer - ge - daal

en vir el - ke skuld - be - swaar - de

met u kos - baar bloed be - taal.

1 1b 2 3 4

X Lied :

393

2

Jesus, al u angs en smeking,
eensaam in Getsemane -
Dit was liefdevol bereken
om ons ware rus te gee.
Heer, U het, gedring deur liefde,
self die kruis vir ons gedra.
En U sterf - die sondelose -
In ons plek op Golgota.

3

Heiland, U peil ons verlange -
Dieptepunt en verste vlug.
Uit ons soeke, twyfel, angste
lei U ons na God terug.
U laat vind ons, deur u lyding,
ware vrede, ware rus.
U gee ons met dié bevryding
weer spontane lewenslus.

4

Heer, in liefde wek U liefde,
U kom met ons vóór begin -
U laat groei in ons die visie
van 'n nuwe lewensin.
U skenk nuwe inspirasie
om te bid, te volg, te dien.
Middelpunt van ons verlange,
U het rus aan ons voorsien.